# RAGEL

*VERSE VAN*
*TOTIUS*



P.N.K.

# - RAGEL -

## VERSE VAN TOTIUS

**Met Voorwoord van President Steyn**

SESDE DRUK.





---

Drukkers en Uitgewers:
NASIONALE PERS, BEPERK
Bloemfontein en Kaapstad
1934

*Opgedra*
*aan die Vroue*
*van Suid-Afrika.*

## VOORWOORD BY DIE TWEEDE UITGAWE.

By die nuwe uitgawe van „Ragel" moet ek alleen vermeld : 1) dat die spelling en taal van die digbundel, wat nou net 10 jaar oud is, 'n dugtige revisie ondergaan het; 2) dat die intermezzo-sange, om die lees te vergemaklik, met 'n kleiner letter gedruk is; 3) dat een gedig, die „Moeder van Pensees", weggelaat is en dat daarvoor in die plek gekom het „Sy Moeder", 'n vers wat geen onbekende is vir die lesers van my „Kinderversies" nie, en 4) dat die skrywer met die feit dat „Ragel" vir skoolgebruik voorgeskrywe is, op verskillende plekke rekening gehou het.

DIE SKRYWER.

Potchefstroom,
20 Februarie 1923.

L.S.

Die voorwoord van die eerste uitgawe druk ons, met weglating van die eerste alinea, hier oor. Die woorde van President Steyn waarmee hy die boekie by die lesers ingelei het, mag vanweë hulle nasionale betekenis nie verlore gaan nie.

,,Ek weet ook dat ek deur die juweel aan te beveel, my volk 'n diens doen. Want niemand sal ,,Ragel'' kan lees sonder om te voel, dat hy vir 'n tydjie altans in 'n hoër en reiner atmosfeer geleef het.

,,Ragel'' is 'n wieglied—nie om aan die slaap te sus nie, maar liewer om wakker te skud. Ons word herinner aan die geween van die verlede en ons blik in die toekoms verskerp. Met 'n profetiese oog het die digter gesien dat die toekoms van ons Land en ons Volk lê in die wieg. Die oplossing van ons meeste groot vraagstukke sal gevind word in die wieg. Dit is die wieg wat traagheid en selfsug vernietig, wat die arbeid en die liefde bevorder, en wat ons Volk veredel en bewaar.

Hulde, driewerf hulde aan die Afrikaanse vrou en moeder wat haar nie skaam en wat nie skrik vir die wieg nie, en wat altyd gereed is haarself en haar kroos vir Volk en Vaderland op te offer.

Mag aan ons staatsmanne lig geskenk word om sulke maatreëls te neem waardeur die armste onder ons in staat gestel word om vrou en kinders deur eerlike arbeid goed te onderhou en op te voed.

Groot en swaar was ons verlies in die oorlog, maar die grootste en die swaarste was die dood van die 4,113 onskuldige vroue en 22,257 onskuldige kinders. Die verlies is nie te bereken nie.

Geen wonder dat ons ganse volk ween en dat ons Ragels nie getroos kon word nie.

Goddank dat die Heilige Skrif self sê: ,,Bedwing uwe stem van geween en uwe ogen van tranen, want er is loon voor uw arbeid.''

M. T. STEYN.

,,Onze Rust'',
22 September 1913.



Maar nou staar hulle mart'laars-aangesigte,
deur smart verbysterd, in die blinde vert'! (Pag. 72.)

Daar ruis 'n lied van lang verlee,
  en stemme singend kom van ver;
ruis my siel weer mee
met stemmelied uit lang verlee,
    uit die eeue her.

Daar ruis 'n lied van lang verlee,
  wanneer die wind so sag verrys;
en immer, buigend na benee,
die bometop sing klaaglik mee
    eenselfde wys.

Daar ruis 'n lied van lang verlee,
  in die oseaan se maatgesang;
en immer ruis die skulpies mee
met eeuelied van wêreldsee —
    diep opgevang.

Ag, kon ek sing van lang verlee
  net soos die skulpies so getrou,
wat opgegaar, nog kleinlik gee
die weerklank van 'n wêreldsee —
    by die oor gehou.

Ag, kon ek sing van lang verlee
net soos die dentak hoog in top,
wat daar sy naaldjies klein-verbree
sodat die wind sy oue wee
kan klaag daarop!

o, Kom tot my uit lang verlee,
sangstemme kom uit droomgebied,
deurruis my siel soos awendbee
van westewind, soos verre see
se golwelied!

Daarna het hulle van Bet-el af weggetrek. En toe daar nog 'n kort end pad was om by Efrat te kom, moes Ragel baar; en sy het dit swaar gehad by die bevalling.

En terwyl sy dit swaar het by die bevalling, sê die vroedvrou vir haar: Wees nie bevrees nie; want jy het ook dié keer 'n seun.

En toe haar siel uitgaan—want sy het gesterwe—noem sy hom Ben-Oni. Maar sy vader het hom Benjamin genoem.

So het Ragel dan gesterwe; en sy is begrawe op die pad na Efrat, dit is Betlehem.

En Jakob het 'n gedenksteen op haar graf opgerig; dit is die gedenkteken van die graf van Ragel tot vandag toe.

Gen. 35:16—20.

## LANGS HEUWELPAD EN DONKER DAL.

Langs heuwelpad en donker dal
  trek immer voort op Hebron aan,
deur skewe lig van middagval,
  aartsvaderlike karavaan.*

Die grootpad is ook nie meer lank
  wat suidwaarts wend na Efrata;
en stap-draf gaan by maatgesang
  kamele wat die laste dra.

Onvriendelike wesens met
  hul oë, wat kan vlam van nyd;
en tog weer dienaars van die wet
  wat hulle dwing tot diensbaarheid

in wildernisse, wydgestrek,
  waar hul alleen die las kan draag
met skurwe voet; en ruwe bek
  alleen die veldbos af kan knaag.

---

*) Karavaan—Reisgeselskap.

Die drywer 's by hul, voet vir voet,
en dra 'n gedugte staf waarmee,
by onwil of by slegte moed,
hy dreigend sy vermanings gee.

Stofwolke styg op van omlaag
by wemelende voetgeswaai
en bly, van windjies ongejaag,
traag om hul donker lywe draai;

terwyl die late ligstraal speel
hul deur die hoë bene, en slaan
op son-deurglansde stofwolk heel
'n lewendheid van skadu-baan.

Aan weerskant trek die kuddes, swaar
van allerhande vee; hul wei
in haastigheid, dan hier dan daar,
'n mondvol af en gaan verby,

verby ook langs olywe wat
in onverskilligheid staan staar
op al die roering in die pad:
net soos ou manne staan hul daar!

Naby en verder, laag aan laag,
hul koppe kaal gebrand, verdroog
en blind gewaai deur stormevlaag —
ewige heuwels rys omhoog.

Reg agter wyk blou-wasig weg
die berge van Jerusalem;
en voor aanskou hul lieflik leg
op tweeling-heuwels — Betlehem.

Oudvader Jakob sien alree
sy swerwersdagtaak weer volbrag:
sy vrou en kinders, knegte en vee
aan veil'ge stadspoort stil vernag! . . .

---

So het ook bo my land verrys
die stofwolk van die waens wat sleep
en vee wat trek. Teen wintergrys
van lug en veld styg stofrooi streep.

Maar dis g'n Jakob met sy trek,
  wat saggies lei die lam en ooi,
moeder en kind beskermend dek —
  dis die vyandige konvooi

Die Afrikaanse Ragel -

wat vrouens vang en ja te voet,
  of kampwaarts voer hul moeë lyf;
skape laat wend in plasse bloed,
  halfdood, en die ander vreeslik dryf.

Na gindse stad trek hulle vort,
  maar waar g'n Betlehem hul wag:
die rye tente al sigbaar word,
  waar graftal aangroei dag by dag.

## DIE WEG.

o Slingrende weg
        wat ek wyders sien wend!
Simbool van die lewe
        aan almal bekend.

Jou begin, ongekend,
        is aan myne gelyk;
jou end net soos myne
        in verborgenheid wyk.

Net daartussen-in lê
        'n klein stukkie maar,
wat meteens aan ons twee
        die dag kan verklaar.

Daar reis ons tesaam
        en ek noem jou my vrind,
wat 'n gang vir my voet
        deur die lewe wou vind;

want dwaal ek weg
        in die woesteny,
dan moet ek struikel
        en angste ly.

Tot ek jou weer sien,
        en my hart hom verbly
as die pelgrims my weer
        gaan groetend verby.

Die dun stofdamp
        om ons luierig draai,
maar gaan digby weer lê,
        op die bossies gewaai,

en nooi ook ons twee,
        in sy doen onbewus,
om nie verder te gaan,
        sonder hoop, sonder lus!

Maar dan roep jy my verder
        en reis selwers ook vort,
o Aartspelgrim wat
        nooit moeg nie kan word!

Wel voel ek my soms
tog al te moeg;
en moet dan eers rus
om weer verder te swoeg.

Maar jy help my gewillig
in vriendskap se naam;
selfs my laaste rusplek
sien ons twee nog tesaam.

Daar neem jy verlaas
vriendlik afskeid van my,
en jou ligte streep
sien ek vér-vér vergly.

Ek bly daar agter —
alleen neergeleg;
en die pelgrims praat
van „die graf by die weg!"

## STEEDS VERDER TREK DIE KARAVAAN.

Steeds verder trek die karavaan,
  steeds laer sink die daglig heen,
al harder por die drywers aan
  en haastig klink hul lied meteen.

Hoog sit sy op haar rydier, in
  die saaltent, stewig aangegord —
die skone vrou van vroeë min
  waar Jakob voor het slaaf geword.

Haar drywer loop al langes maar
  om rydier aldeur op te wek,
of, as hy onheil mag gewaar,
  hom aan die haltertou te trek.

Die saal-gordyntjies wat die gloed
  van middag keer, nou lossies hang
en wieg met die kameel se voet,
  op lugtig-lompe skommelgang;

terwyl haar mooie vroue-hoof
nou heen en weer in saal se tent
beweeg, soos hoë bomeloof,
van sagte wind op maat gewend.

Meteens, as die gordyntjies roer,
en opegaan 'n enk'le skreef,
kan Jakob skrams na binne loer
of Ragel hom g'n handwenk geef.

Dáárom sy oog daar binnedring:
haar welvaart is nou ongewis.
En — liefde is mees bekommering
want liefde is heil'ge derenis! . . .
Medelyde.

Maar kyk, daar skuif hy skielik af
van sy kameel en kommandeer,
met heffing van sy herderstaf,
haastige halt vir heel sy leër!

# DIE STAF.

Wie hier op aarde 'n vreemd'ling is
soos Jakob, sny 'n veldhout af,
en wandel so die wêreld in—
hy met sy wand'laarstaf.

Waar hom die duisternis oorval,
strek hy hom somar op die grond.
En klem die vrees, dan troos sy staf
hom in die somber skadustond.

En as hy herder word dan dwaal
sy voet met dowwe veepad af,
ver in die wye wildheid weg,
en same dwaal — sy staf.

Daar kan hy dan geboë sit
as aardse sorg hom druk en kwel;
maar spoedig rys sy staf omhoog
om beter dinge te voorspel.

Vermenigvuldig vee en goed
en loop sy dienstyd eind'lik af,
dan loon hy hom, sy troue vriend—
'n septer word sy staf!

Verhoog word hy, die simp'le hout,
bo al die knegte, goed en vee.
In herdersvors se hand kan hy
met klem bevele gee.

En val die vors 'n liewe vrou
net soos 'n blom die boesem af,
dan bly sy eerste liefde en troos,
sy altyd troue staf.

Of word sy vriende hom ontrou,
bedreig hom ook sy eie saad,—
hy klem sy staf te vaster wat
hom nooit begeef nie, nooit verlaat.

Ook as die einde naak en hy
nog bewend sy bevele gee,
dan beef sy staf waarop hy leun,
met uitgedorde hande mee.

En laat hy eind'lik alles los,
van net maar één wil hy nie af—
hul sink tesaam in ew'ge rus,
die herder en sy staf!

## 'N SKUDDING GAAN LANGS HELE RY.

'n Skudding gaan langs hele ry,
  nes eerste rukwind, hoog in boom;
van voor af kom hul kykend by,
  van agter dam die mensestroom.

Haar rydier kniel nou op bevel
  en rek sy ruie kop en nek,
nes slange-bolyf lyk dit wel,
  so oor die gruispad heengestrek.

Die wonderheid van dieresoort,
  so stug en sterk, so 'n majesteit —
'n knapie lei hom aan 'n koord
  en laat hom kniel in minderheid!

Na skadubome strompel sy
  deur Jakob ondersteun, terwyl
op pale-spitse word berei
  vir haar die tent van bokhaar-seil

op stille plek . . . Die karavaan
  toef ongelaer daar nog lank
as verder deur die rye gaan
  'n kort gerug: Ragel is krank!

Op sigself 'n moo
Jammer maar deur afb
aan die Hebreeuse Sp

## OM SIEK TE WEES.

Om siek te wees
        en dan 'n bed te hê,
        o wat 'n weelde is dit!
doodmoeg te wees en dan
        daarop te kan gaan lê—
        deurswak tot in die laaste lid!

Rillend van koue koors
        en klappertandend al,
        gou-gou nog uit te trek;
met wilde drif
        haastig daar neer te val,
        warm toegedek;

dieper my in te woel
        en stywer toe te druk
        my koue skouerblad
met dons- en wolkombers—
        wat 'n geluk,
        en wat 'n skat!

Voel ek iets beter, dan
kyk ek al om my rond,
nou daar dan hier,
en bestudeer die lyn
van die plafon
en van die muurpapier.

Die goedjies aan die muur,
so doods voor kort,
kyk nes met mensgelaat;
in innigheid het hul
my lewendig geword.
hul moet nog net kan praat.

Nou voel ek eers hoedat
my kamer is in klein
'n wêreld vol van lus;
en hoe dit beter is
as al die grootheidskyn,
om klein daarin te rus.

Om siek te wees
en dan g'n bed te hê,
g'n huis of wat —
net veld, al veld, waarop
jy moet gaan lê
so langes-aan die pad.

Straks in 'n tent
skaars vasgebind,
en skaars 'n meubelstuk;
net met 'n aardebed
en met die wind
wat aan die paal staan ruk.

Dus dink ek, Ragel, aan
jou lot, en sal
hul jou vol derenis
herdink, — deur grootste smart
so allerwreeds oorval —
solank daar wêreld is.

---

Dus dink ek aan
die Ragels van my land
wat sonder huis of hut —
eers wreed oorval — is uit
hul wonings uitgebrand,
op vlaktes uitgeskud!

om daar alleen te krimp
van moederwee;
wel verderaan
harde soldate, maar
g'n Jakobs met hul mee
om troostend by te staan.

Hul het nie heengegaan
in stille kamer nie,
behaaglik klein,
wat lank herinn'rings nog
behou aan wie
daar sag het weggekwyn.

In wye, wye wêreld, ons
so vreeslik leeg
het hul gesterf,
maar kyk die laagtes het
by minste windbeweeg
die klaagtoon oorgeërf.

o Veld, my veld,
groot huis van hul verdriet,
waarop my voet plots stuit
en oog strak voor my staar,
wanneer die windelied
my bring hul sterfgeluid!

---

## DIE KARAVAAN VERTOEF NOG STEEDS.

Die karavaan vertoef nog steeds,
  geduldig wagtend op die weg.
So hier en daar 'n dier het reeds
  in sluimer-rus hom heengeleg,

totdat oplaas die order kom
  van laer-trek, nie vér vanwaar
Ragel haar wend in doodsangs, om
  haar Benjamin met smart te baar.

,,En in haar weë 't sy dit hard,"
  so lui die heilige verhaal. —
En 'k sien benee nagskadu swart,
  daarbo die sterre blinkend straal.

Dié nag het by haar bed gestaan
  Geboorte en Dood, verbroederd saam,
want toe haar siel nét uit sou gaan,
  sug sy: Benoni* is sy naam!

---

*) Benoni — seun van smart.

Jakob yl snikkend uit haar tent,
en berg hom diep in nag se skoot;
intussen word alom bekend
die treurberig: Ragel is dood!

---

Ook het dié vroue aangekom
waar ander lank gewees het al . . . .
Die son het nes verlepte blom
van winterhemel afgeval.

Die ander het by hul kom smeek:
,,ag, gee ons kleertjies, gee ons brood!'
Van stem hoor hul wat nooit afbreek,
kampstem van siekte eers, dan van dood.

Daarmee word nog 'n stem gepaar:
,,Benoni!" van uit sterwenspoort.
Ek hoor hoe kerm die Ragels daar,
maar nooit 'n Benjamin kom voort.

Teen donker lug as agtergrond
sien hul 'n kers in tentdeur blink.
Die treurgesusters dwaal daar rond . . . ,
maar bo hul rys 'n ster wat wink.

Op sigself voor geaangga. Pas nie in
sfeer van droefheid nie. Is 'n kindergesig

## DIE STERRETJIE.

Goei-nawend my sterretjie
  met jou vriend'like groet;
jou daar te sien skitter
  doen my hart weer so goed!
  Ek staan net maar op
van my lampe-liggie,
  en daar kyk ek verras
in jou kindergesiggie.

My kleintjies lê binne
  in hul droompies al;
ek was bang dat die ryp
  in hul ogies sou val.
  Met wangetjies rond
lê die slapende bloedjies
  glimlaggend te droom
van hul spelegoedjies.

En jy speel maar hierbuite
in die winternag!
En kom my nog teë
  met jou oulike lag!
  jy weet van g'n nag
g'n koue of vrese —
  klein ligtende, laggende,
klein hemelse wese!

Jy speel in die nag
  om die aard te verbly;
in my donker berowing
  kom jy laggend na my.
  En is dit my netnou hierbuite te koud
dan vlug ek gou weer na binne;
  maar jy bly, ongesien, nog skitter daarbo
aan die hoë, hemelse tinne!

## DIE LEWE SOMS 'N VLOEDSTROOM IS.

Die lewe soms 'n vloedstroom is,
  plots opgedam in watervoor:
die eerste golwe stuit en gis,
  die agterstes sweef aan en oor.

So ondervind dit Jakob, nou
  sy altyd woel'ge lewensloop
skielik en droef word opgehou
  voor onheilswal, hoog opgehoop.

Herinneringe aan liewe vrou
  sal nou vereers, en immermeer,
haar lewensbeeld, wesensgetrou,
  in leë boesem weer laat keer —

nou nog verward en sonder lyn
  soos beeld waar digtersiel na gryp,
wat oprys in 'n skemerskyn
  vóór dit tot wesensvolheid ryp.

Hy sal voortaan roudraer wees
  sy hele lewe lank, want, ag,
nie elke wond op aard genees,
  nie elke traan verkeer in lag.

En as sy jaartal het verslyt,
  en hy nog leun op kierie-knop,
dan doem uit die vergetelheid
  één lewensbeeld verlaas nog op:

,,Toe ek van Paddan het gekom,
  in Kanaän het rondgeswerf,
en dit 'n klein end pad was om
  Efrat te haal, het sy gesterf —

my Ragel, — en daar ginder het
  ek by die weg haar graf gemaak."
So spreek hy, sittend op sy bed
  as Josef saggies tot hom naak.

Liedere sang wat opregtige manier
oorgang tot die volgende boek is

## HERINNERINGE.

Herinneringe naak
die harte heel van vér,
        hul haal die peinser in
        daar waar sy voet gaan staan;
oorsweef met naglans hom,
net soos 'n awendster
        wat eers begin te lig
        as dag is doodgedaan.

Herinneringe naak
die balling as hy sit
        op verre eiland en
        versink in mymery;
dan neem hy van die strand
'n skulpie blinkend wit,
        waarop hy „Liefde"-woord
        met handgebewe sny.

Dan sweef verneweld aan
die wasig-wank'le ry
        gestaltes, lossies-yl
        in sluiers toegedraai;
sommige klein en vér
nog, ander al naby. —
        Deur die gemoed, groot-oop,
        die wind van weemoed waai!

Wat kom hul ons dan bring,
die wesens swewend swak? . . . .
        Wense van kindsheid en
        droom-ideaal van jeug;
denking aan harde druk
van lewens-sorgepak;
        gedagte aan kort genot
        van goue beker-vreug!

Toe lig Jakob sy voete op en gaan na die land van die kinders van die Ooste.

En meteens sien hy 'n put in die veld en drie troppe kleinvee wat daarby lê, want uit dié put het hulle die vee laat drink; en daar was 'n groot klip op die opening van die put.

En as al die troppe daar bymekaarkom, rol hulle die klip weg van die opening van die put en laat die vee drink; daarna sit hulle die klip weer op die opening van die put op sy plek.

Toe sê Jakob vir hulle: My broers, waar is julle vandaan? En hulle antwoord: Ons kom van Haran.

En hy sê vir hulle: Ken julle Laban, die seun van Nahor? En hulle antwoord: Ons ken hom.

Verder sê hy vir hulle: Gaan dit goed met hom? En hulle antwoord: Dit gaan goed; en daar kom sy dogter Ragel aan met die vee.

En hy sê: Kyk, die dag is nog lank; dit is nie tyd om die vee bymekaar te maak nie. Laat die vee drink, en loop, laat hulle wei.

Toe antwoord hulle: Ons kan nie voordat al die troppe bymekaar is nie; dan rol hulle die klip weg van die opening van die put, en ons laat die vee drink.

Terwyl hy nog met hulle praat, kom Ragel met die kleinvee van haar vader aan, want sy het hulle opgepas.

Toe Jakob Ragel sien, die dogter van Laban, sy moeder se broer, en die vee van Laban, sy moeder se broer, loop

Jakob nader en rol die klip weg van die opening van die put, en hy laat die vee drink van Laban, sy moeder se broer.

En Jakob het Ragel gesoen en sy stem verhef en geween.

En Jakob het Ragel vertel dat hy haar vader se broer en die seun van Rebekka was. Daarop het sy geloop en dit aan haar vader vertel.

Toe Laban die tyding hoor van Jakob, die seun van sy suster, loop hy hom tegemoet en omhels hom en soen hom en bring hom in sy huis. En hy het aan Laban al hierdie dinge vertel.

Toe sê Laban vir hom: Waarlik, jy is my been en my vlees. En hy het by hom 'n volle maand gebly.

Daarop vra Laban vir Jakob: Sou jy my verniet dien, omdat jy my broer is? Sê vir my wat jou loon moet wees.

En Laban het twee dogters gehad — die naam van die oudste was Lea, en die naam van die jongste Ragel.

En Lea het dowwe oë gehad, maar Ragel was skoon van gestalte en mooi van aansien.

En Jakob het Ragel liefgehad, daarom het hy gesê: Ek sal u sewe jaar dien vir Ragel, u jongste dogter.

Toe antwoord Laban: Dit is beter dat ek haar aan jou gee as dat ek haar aan 'n ander man gee. Bly by my.

So het Jakob dan sewe jaar gedien vir Ragel; en hulle was in sy oë soos 'n paar dae, omdat hy haar liefgehad het.

Gen. 29:1—20.

Herinnering aan liefdesidille
van Jakob en Ragel.
Ons beleef saam met Jakob op eenvoudige
wyse sy liefdesidille.

## HY HET GEGAAN NA PADDAN HEEN.

Hy het gegaan na Paddan heen,
  al ooswaarts, die woestyne langs,
en voel hom vreselik alleen.
  Maar diep ontroerd, vol vlugters-angs

word hy verkwik by Bet-el, waar
  hy droom van hoë hemel-leer
waarlangs die heil'ge engelskaar
  geruisloos trippel op en neer.

Hy lig sy voet weer op en yl
  al weg van vaderlike hut,
tot waar drie kuddes stil verwyl
  by die oordekte waterput;

oordek van bo met wegskuif-klip
  wat plat en dig die diepte oorgly,
sodat niks onreins in sou glip,
  of stuifsand van die woesteny, —

oordek ook tot die laaste kier,
  teen vuurslag van 'n somerson,
lê kaal nes op my hande hier
  die altyd koele lawensbron —

onopgesmuk, onopgemerk,
  met g'n uitwendige vertoon,
maar innerlik 'n wonderwerk,
  van laafnisvolte en diepheidskoon.

Sonder 'n klank wat opwaarts dring
  roep sy haar vee die weiveld uit;
en sonder woord van koppeling
  lei sy die bruigom na sy bruid!

# DIE OUE PUT.

Totius op sy Be
Dit word simbool
van diepe moeder
liefde

Ginds op 'n knoppie, ver geleë,
weg van die woel'ge werf en weë,
  armoedig lê en skaars beskut
  in middagslaap die oue put.

G'n voël laat sy lied daar klink nie,
g'n doringboom sy skadu sink nie
  op leiklip-brokkies wat lê braai
  in middaggloed se ligte laai.

Verwaarlosing se ongenade
spreek uit die stukke pale en drade,
  waarbinne staan 'n slingerwiel:
  die toegang tot 'n diepe siel,

tot swyggeheim van waterwonder
wat rustig lê in dieptes onder,
  maar straks sal leef met alles mee
  as water opwaarts word gegee.

Intussen daal van hemeltinne
deur somber skemering daarbinne
  'n langgespanne silwerdraad
  wat afglans op haar stil gelaat. —

'n Wylë en dis al verlede —
'n klippie duikel na benede . . .
  Waar kom die wekkertjie vandaan? . . .
  Het die awendkoelte dit gedaan? . . .

'n Wylë en dis al ontroering
en al te wrede rus-ontvoering;
  want opeslaan die deksel wat
  ontsluit haar koel en donker skat.

Sy sien naby en altyd nader
die skapies om haar heen vergader;
  sy open mild haar waterfles
  om al wat kom die dors te les.

Dit put maar en sy gee maar immer,
dit put maar en sy weier nimmer,
  net soos 'n moeder, so opreg,
  gee sy haar laaste druppel weg!

Straks gaan die skapies almal hene
en is die putters weer verdwene,
  en niemand dink dan langer om
  haar so vervalle heiligdom.

Haar lewe is soos die moederlewe:
by ondank immer bly te gewe;
  maar 'k hoor, as hul het heengegaan,
  dieponder tap... 'n watertraan!

## JAKOB DIE SIEN DIE KUDDES . . .

Jakob die sien die kuddes en
loop nader waar die herders sit.
Hy vra of hul vir Laban ken,
Laban van Haran — altemit . . . .

o Ja, hul ken hom alte goed,
hy woon daar ook nie vér vandaan.
„En daar kom van sy eie bloed,
daar kom sy dogter Ragel aan!"

Haar naam het met bewuste doel
sy moeder lank nie meer verheel.
En toe het donker voorgevoel
sy donker voorspel hom gespeel.

(Wat spook daar in 'n mens se hart
al wondere geheimnis om,
so duister en so klank-verward
soos snags in tempel-heiligdom!)

Daarna het alles weer gewyk —
hy moes alléén die sandveld in;
want worst'laars wat hul doel bereik
moet wanhoop eers, voordat hul win.—

En toe? . . . Sy liefde wou so graag
met Ragel net alleen begin.
En Jakob sê: ,,My broers, kom jaag
jul vee—dis hoog-dag—veldwaarts in!"

Terwyl hy spreek en maak of hy
is danig met hul vee begaan,
kom Ragel met haar veetjies by
die bornput al maar stapvoets aan,

in bruin-gebrande glorie-tint
van ope veld en sonnegloed,
om nou 'n wyle as herderskind
haar medeherders te ontmoet.

Maar Jakob eet die vreugdebrood
van lewensblyheid; én hy drink
die bitter kelk van kwyningsdood,
vir ware minnaars ingeskink.

# HOE DIE LIEFDE KOM.

Wie tree my binnekamer in—
'n diensmaagd of 'n koningin?...

Ek sien die blink oorwinningskroon,
my Ek die sidder op sy troon

van onbedwonge heerskappy,
van selfsug, self-liefhebbery.

En dis g'n stryd, dis triomfeer;
daar is by my geen weerstand meer.

Maar dreigstem roep, nes swaard gewet:
„g'n oorgaaf nie, net sterwe red!"

Toe het 'k my doodsgeskreeu gehoor...
Nee, 'k leef my leeftyd weer van voor.

Want uit my graf 'n spruitsel kom.
en uit my as ontluik die blom.

Die violet wat geur versprei,
al sien ek ook geen blom om my.

Tree so my binnekamer in
al-sterke Liefdeskoningin?...

---

Wie tree my binnekamer in —
'n diensmaagd of 'n koningin?...

Daar nader voel-voel na my toe
'n wese, ek weet nie wie en hoe.

Soos wanneer winter al wil wyk,
en lente al uit die bot wil kyk,

so sagte ontroering, en daarby
so soete ontwaking is dit my.

Dis of tot sieke saggies naak
verpleegster in die môrewaak.

Hy hoor haar nie, hy sien haar nie;
hy voel iets maar nie wat of wie,

totdat haar hand hom ondergly,
en die ander bring die laafnis by,

en fluisterend hoor hy haar smeek:
„Drink nou, die siekte het gebreek.”

Dan gaan twee oë kwynend oop,
waaragter glans 'n siel vol hoop.

Tree so my binnekamer in
diensvaardig-stil die soete min?...

## DIE KLIP BO-OP DIE PUT IS SWAAR.

Die klip bo-op die put is swaar —
skuifdeur van veil'ge brandkas wat
in dorre landstreek trou bewaar
die silwermunt van bronnenat.

Die klip bo-op is dik en swaar.
Die herders wag geduldiglik
totdat die ander ook vergaar
om hom dán van sy plek te skik.

Dan put en drink hul met hul vee;
maar Ragel met haar skapies mag
ook drink met al die ander mee,
net om haar soete praat en lag.

Vandag is dit so anders: gou
tree Jakob nader, aangegord
met vreemde mag, dit voel hy nou,
wat oor sy lede vaardig word.

Hy buig hom by die klipdeur krom
wat daadlik vir sy beurkrag wyk;
hy put, en laat haar veetjies kom,
en Ragel staan verbaasd en kyk.

Terwyl sy so haar wese stel,
geslote knop voor die oggendlig,
ontplooi daar stil die kleurespel
van rose, as skutblad langsaam swig.

Jakob loop nader en hy kus
die Oosters-skone blomskat daar,
en — sy's haar van niks vreemds bewus. —
Die herders fluister vir mekaar.

Dié sterk, volgroeide man, hy ween
trane van vreugde en treurigheid:
doudruppels sier die blomme alleen
by môrestond en awendtyd.

Daarna begin hy haar vertel
wie dat hy is en waarvandaan;
maar wie die dieper waterwel
se teue drink, dink daar nie aan.

Jeugdige harte ken die smaak,
en vra daarvoor g'n waarborg meer;
hul voel dat dit gelukkig maak;
en waarom sal hul meer begeer?

Sluit mooi by epiese sang aan

# LIEFDE.

Sinds Paradys het uit kom breek,
toe vlak, nou diep, 'n wonderbeek,
  en ag, die druppels is so soet!
Adam se beker buig daarin
en skep, wanneer hy sy mannin,
  sy bruid, met sangstem gaan ontmoet.

Van toe af kruip diep onder rond
die druppels in die donker grond:
  die water wil omhoog nie rys.
Onder die sluitsteen weggesink,
heilige lippe 't dit gedrink
  alleen met moeite, putsgewys.

Bo-op die ou karoveld kaal
lê menigvuldig, stoff'rig-vaal,
  voetpaaie — reguit uit die bron.
Dit lyk wel na die skemerbaan
wat alkant uit die goudskyf gaan
  van lig-omwolkte middagson.

Ja, liefde alleen kan ons verbly,
kan, wêreld-rond 'n glans versprei
  al gaan haar aangesig ook skuil.
Maar wie haar soek met stille bee
die vind haar aangesig benee
  versilwerd in die diepe kuil.

'k Begeef my daar dan elke dag;
my kruik daal af met sorg en sag —
  tot koeling van verhitte bors.
Want wie van daardie bron wil drink,
moet altyd weer sy koord laat sink —
  wie liefhet kry altyd weer dors!

Totdat sy kruik val uit sy hand,
hy liefdelus nie meer voel brand
  en nie meer kom die bultjie oor; —
dan wend hom net so bronwaarts heen,
brandend van dors, 'n ander een:
  Die liefdespel begin van voor!

Ag, eind'loos word die spel herhaal,
en eind'loos sal die kruik weer daal,
  met eindelose putsgeswoeg!
Ja, liefde-dors, skoon ongenees,
is beter as versadig wees —
  maar ag, die dinge maak so moeg!

## JAKOB HET BY DIE PUT GEKOM.

Jakob het by die put gekom
'n vreemdeling net met sy staf,
tog glo die herderinne hom
al van die eerste oomblik af,

met 'n geloof so wonderbaar, —
van dié geloof 'n beeltenis,
waarmee die siel homself laat vaar
en tog vir ewig salig is.

Vertrouë op 'n woord alleen,
met niks nie om haar daad te staaf
en so na donker toekoms heen —
vir so 'n min word Jakob slaaf!

Gegewe en tog nie verdien;
geswoeg tot op die bruilofsfees.
Altyd 'n kwellende „miskien".
So wil 'n bruid verower wees!

Jakob die wil sy Ragel koop
  met vuurbeproefde goud van min;
nie soos die man wat straatlangs loop
  en met sy flikkers harte win.

Hy soek g'n bruid met strik of lint,
  maar een wat swem in hemelbad
vol frisse lug, 'n veldekind,
  wat drink haar wyn uit sonnevat . . .

Daarom sal hom die ryp verteer,
  rondom gestrooi soos manna-graan.
Bedags, om sonhitte af te keer,
  g'n boompies soos sambreeltjies staan.

Wat wegraak, moes hy skade ly
  en wat verskeur was, moes hy boet;
en daar kom die gesukkel by
  met menigte van lammer-goed.

Nogtans maak hom die sewe jaar
  nie moedeloos of sielesiek;
dit is hom enk'le dae maar —
  so sê die heil'ge romantiek.

Pragtig blye

## HERDERSLIED.

Ek sing van 'n herder my lied,
van sy blydskap en veld-ellend,
van sy troue wag,
by dag en nag,
van sy skone loon aan die end.

Oor dag bespoel hom die goue gloed
van die son soos 'n see;
snags blink goue sand
van die sterre-strand,
of maanlig duine-skynsel gee.

Die wye veld is sy hemel,
die skapies sy wolkë is —
na die kleur van die een,
na die ander dryf heen,
kan hy voor- of teenspoed gis.

Is sy weiveld groen,
o, dan voel hy so bly!
Is dit grouerig-hard
of donker-swart,
dan weet hy — dis honger ly.

Pak die skaap-wolkies saam —
hoe sy siel dan van vettigheid druip!
Dryf hul vér uit mekaar,
alhier en aldaar,
dan weet hy dat dorheid sy lewe bekruip.

Hy het g'n akkerveld, hy nie,
sy graan is die skaap se wol.
En hy volop maai,
waar hy nooit 't gesaai:
sy skure lê van sakke vol.

Bedroefd voel hy as westewind,
stof-koud, laat agtermiddags waai,
as hy op miershoop-tuit
droefgeestig sit en fluit
en skaaprugge almal wind-toe draai.

Sy blydskap is g'n blomtuin nie,
maar die môre laggend voor die hek;
die môre wat sy arms verbrei
na elke sy,
en sê: „hier's veld, hier's gras, hier's plek!"

So sing ek van 'n herder en
my hart word so verlangend-wee:
ek weet dié stille dae en nagte
bring sagte lewe, en eindelik sagte
en salige einde-vree.

## WANNEER 'N STOFSTORM DIG OORDEK.

Wanneer 'n stofstorm dig oordek
'n reisgeselskap, dan vergaan
hul heerlikheid, en alles trek
die akelige stofkleed aan.

Fynheid soek dan vergeefs 'n plek
waar stof nie waai, waar winde is stil;
die oë word met stof oordek,
en hande-vel van dorheid gril.

Nou rys uit Jakobs lewë op
'n vreselike stormevlaag:
ou sonde-stof ry in galop
en kom hom agternagejaag!

Die ou bedrog roep moordend luid
teen hom wat eers bedroë het.
Dit tref hom in sy loon, sy bruid,
in sy aartsvaderlike bed.

Dié stofwolk roep 'n ander, en
dit warrel lelik deurmekaar:
ek kan g'n Jakob meer beken,
of soete Ragel meer gewaar.

Na sewe jaar van blye tyd —
'n egte veld-idilletjie; —
volg sewe jaar van vroue-nyd,
van vrouetwis en jaloesie.

Maar Hy wat in die stof kan werk
sy eeuewerk, wat kan deurskou
die warreling — nou ongemerk
die grondslag lê van reuse-bou:

elf patriarge — om te skraag
'n glorievolk as luspaleis,
om eens die Pronksteen hoog te draag —
uit dowwe stofgrond nou verrys.

## STOF.

Die luie stof. Hul het g'n voete, want
net waar ek kom, daar leg
hul al maar in my weg.
        Of kom my voet hul te naby,
        dan skuif party
        net effentjies op sy.

'n Rusbed vind hul oweral
om lomerig op neer te val.
Gras-sprietjie is hul nie te smal
wat langs die grootpad staan.
        Die grootpad weer is nie te breed:
        kerksolder nie te eensaam, of
        die toring-dak te hoog gemeet.

Hul lê so rustig op die skoen
van werksman, hard en uit fatsoen
getrek al en verslyt —
        so rustig soos
        in perlemoer van dames-oor
        of oor die purper roos.

Net reën-druppels laat vir hul
haastig op luie rusbed krul
nes wurrems langs die grond.
        Maar as die son se gloed hul vat
        lê hul weer reguit en
        gee vir g'n wawiel pad.

---

Daar kom hul aan — dieselfde stof!
Die lug is vuil, die son is dof.
Dit lyk wel wonder-baie of
        die wêreld wil vergaan —
        so kom hul aan!

Soos oorlogsruiters, stoer en straf;
soos 'n kommande op stywe draf,
ry hul verward die grootpad af.
        Hul trek hom vol, sy lengte langs,
        versprei omhéén wildheid en angs
        en al na vorentoe.

Die manne skuil op hul gebod;
die vroue ruk die deur op slot;
        reus-bome swaai hul takke rond,
        verdwyn met huise in verbond
        in newels van die agtergrond —
        en dis of stof alleen bestaan!

Stof, en sy agterryer, Wind,
wat op sy hakke jaag geswind,
hul twee die dryf, van woede blind,
        stormenderhand,
die lug en landskap uit verband!

## NET SOOS 'N BOOM, MET STOF BESTROOI.

Net soos 'n boom, met stof bestrooi,
in voorjaar as die sappe swel
die basse en pluiens weet af te gooi
en soos 'n slang-lyf gaan vervel,

om weer te wys sy gladdigheid
en hom met jonkheid weer te tooi —
so staan weer Ragel, stofbevryd,
en Ragel is altyd weer mooi. —

al sien ek om haar lente-blaar
reeds yl die waas van droefheid hang,
al hoor ek deur haar takke vaar
die eerste wind van weemoedsang.

Haar kroon sal nimmer haar ontval,
want hoogheid soek sy nie van gees;
één ding begeer sy — dit is al:
*om moeder van 'n kroos te wees* —

g'n skoonheidsnaam op jubel-ty
  en lokking van 'n blye skaar,
maar in haar tent stil tuis te bly,
  omring deur kinderstemme daar.

Maar as die Heer haar nie gedenk
  in sy diepdonker raaisels-nag
waarin Hy één wil kinders skenk,
  die ánder te vergeefs laat wag, —

dan worstel sy met hemel bo,
  met aarde, en afgrond diep benee.
Maar op haar weeklag: „waarom so?"
  niemand en niks 'n antwoord gee.

Totdat haar God die aarde oorkom
  soos nag; stilswygend dan 'n weg
Hom baan en aan versmagte blom
  één doudrup uit sy vrymag heg!

## DIE LIEWE POPPESPEL.

o Die liewe poppespel,
dié verraai my al te wel
wat haar in die hartjie leef!
Self nog maar 'n kleine ding,
sus sy al haar lieweling,
waar die hartjie vas aan kleef!

Moeder winkel-toe moes loop
om 'n poppie te gaan koop, —
want ma koop haar bybies mos!
Lessie word vooraf gelees
hoedat poppetjie moet wees
en wat poppetjie moet kos.

Rokketjie is gou-gou klaar;
énetjie nog om te spaar,
want dis aantrek urelang.
Na die drukte gaan klein sus
in haar arrempies ter rus
onder egte slaap-gesang!

Rokkies word gewas, geblyk,
natgespat en glad gestryk,
in die son weer uitgehang.
Spesiale popperak
word die goedjies ingepak.
Dis 'n werskaf van belang!

Kindjie is dan ook al stout,
kry 'n klappie op die bout,
maar is danig gou weer soet.
Moedertjie, so diep vererg,
oor die poppie se geterg,
is ook dadelik weer goed.

Ag, die liewe poppespel
die verraai my al te wel
wat haar mondjie nie ontval:
hartewens is allermees
moedertjie eenmaal te wees,
moedertjie dit is sy ál!

En Jakob het 'n gedenksteen op haar graf opgerig; dit is die gedenkteken van die graf van Ragel tot vandag toe.

Gen. 35:20.

So sê die Here: 'n Stem word gehoor in Rama, geklaag, bitter geween; Ragel ween oor haar kinders; sy weier om getroos te word oor haar kinders, omdat hulle daar nie is nie.

So sê die Here: Bedwing jou stem van geween en jou oë van trane; want daar is loon vir jou arbeid, spreek die Here; en hulle sal uit die land van die vyand terugkom.

Ja, daar is verwagting vir jou nakomelinge, spreek die Here; en die kinders sal terugkom na hulle grondgebied.

Jer. 31:15—17.

Toe Herodes sien dat hy deur die wyse manne bedrieg was, het hy baie woedend geword en gestuur en in Betlehem en in al die omstreke daarvan al die seuntjies laat ombring, van twee jaar oud en daaronder, ooreenkomstig die tyd wat hy van die wyse manne uitgevra het.

Toe is vervul wat deur Jeremia, die profeet, gespreek is toe hy gesê het:

'n Stem is in Rama gehoor: rouklag en geween en groot gekerm; Ragel beween haar kinders en wil nie vertroos word, omdat hulle daar nie is nie.

Matt. 2:16—18.



Maar kyk, nou druk met breë voet 'n grafgebou die heil'ge plek. (Pag. 69).

60=K VII. Jakob rig gedenkteken op vir Ragel.

## EK LEES AL VERDER VAN G'N LEED.

Ek lees al verder van g'n leed
  met uiterlike en groot misbaar,
van vastedag nòg sakke-kleed,
  vóór Jakob weer verreis vandaar.

Daar staan alleen en simpel dat
  Jakob vir verre nageslag
grafteken stig langs pelgrimspad;
  en : dis daar nog van dag-en-dag.

Die steenhoop ag! . . . . Hy het alleen,
  sonder 'n Ragel, weggevlug.
Sonder 'n Ragel — soos voorheen! —
  kom hy na Isak weer terug.

Die son gaan op, die son gaan neer
  en loop die onderwêreld om;
hy haas hom na sy opgang wéér
  en na sy ondergang weerom! . . . .

Maar nie vergeefs is hul volbrag:
  dié omgang en dié swerwerskring.
Die son bring ons 'n ander dag,
  vir Jakob: háár herinnering.

Dié steenhoop, ja, hy het sy loon:
  stammoeder kom na heil'ge erf
om altyd by haar volk te woon
  en nimmer, nimmer meer te sterf.

Vir wie die grootpad langes reis
  oor heuwelry vol blomme en gras,
die steenhoop droewe sterfplek wys
  van wie waaragtig moeder was.

Nee, deur geslagte en eeue deur,
  as vyand swerf haar sterfland oor,
as moederharte word verskeur,
  omdat hul kinders word vermoor —

sal rys in donker lydensnag,
  bo lae veld en heuwelkop,
'n blanke suil vol weemoedsprag —
  Ragel se beeltenis gaan op,

so rein soos diamante-glas
  waarin g'n enk'le spatjie sit.
Deur eeue-spoeling stofgewas,
  haar lewensbeeld rys smetloos wit.

---

So staan daar in my vaderland
  vlak by die grootpad, her en der,
graftekens eerbiedvol geplant
  deur Jakobs — ballinge van vèr,

vir Ragels wat in kindgeboort'
  gesterf het op die weg, of by
die skrikkelike kindermoord
  tot in die dood het meegely.

Ook hul gedagtenis is rein;
  en altyd reiner sal dit word
as tyd in nimmer-rustig-syn
  sy golwe oor hul mooilewens stort.

## SKULPIE VAN DIE SEE.

Ek is 'n skulpie van die see
en spoel gedurig om en om,
my moedersee het my gewas,
ek kan nie skoner kom.

Ek is gebore in stilligheid
diep waar g'n golwe bruis,
vér in 'n agterkamer van
die see se diep en donker huis.

Daar het ek lank geleef, geswerf;
geslinger is ek sonder doel.
En eind'lik, lankal weggesterf,
het hier die see my uitgespoel,

tot oor die watermerk en toe
laat lê om op my lot te wag —
hier op die see se oewerstrand
in die ope lug van sonnedag,

totdat 'n wandelaar hom oor
my buig, en neem my huiswaarts mee;
waar 'k silwerrein, in eenvoud sier
sy hoë huis vlak by die see.

## 'K VERWYL NOG DAAR IN STIL GEMOED.

'k Verwyl nog daar in stil gemoed
en kan nes Jakob nie vertrek.
Maar kyk, nou druk met breë voet
'n grafgebou die heil'ge plek.

Nie vér van Betlehem vandaan
en effe aan die pad se kant —
net soos dit in die Bybel staan —
styg, Oosters-swaar van messeltrant,

die monument vir moederleed
gestig deur Ismael se saad;
grys-oud, en tog nog jonk, gemeet
met Jakob se herdenkingsdaad.

Vier witgekalkte mure ontmoet
mekaar in simp'le koepelkring,
waarteën bots die sonnegloed
of hy geweldig in wil dring.

So wil ek ook na binne dring
  en grafgeheim geheel deurvors;
langs weg van sterke 'erinnering
  inbeur in stroewe aardekors.

Maar te vergeefs. Soos sonneskyn
  so kets my denking buitë af.
Maar nes sonwarmte daal tog my
  aanvoeling dieper in die graf.

Geheimnis hier is baie groot:
  'n vrou nie slegs tot náby, maar —
haarself wil stort tot in die dood
  om twaalfde patriarg te baar.

Soos moeder Eva 't sy gestoei,
  oorwinnend-sterk die dood beveg,
al moet haar bloed uit die are vloei,
  al sink sy self in dieptes weg.

Simbolies v/d moeder wat haar lewe opgeoffer.

## DIE BREEKWATER.

Ek staan graag op die groue konkreetblokke
wat skuins en dwars lê teen malkander aan
ver in die see, nes ruwe kranse-brokke
wat van 'n reusgebergte is afgeslaan.

Rondom hul is gevreesde waterspoeling,
golwe omhoog gekrul van woede-nyd,
rondom vervarelike skuimbespoeling
van kaak wat brullend in die skeure byt.

Ek sien alhier, aldaar die diepe holte —
die suigingsmote van die watermuil;
ek sien die brokke al afsak in die volte,
die swelling van die ingewande-kuil.

Nogtans versink hul williglik hul lywe
en williglik hul eeue-aansyn boet,
dat hier my wank'le voetstap sou beklywe,
en dat 'n wal sou oprys uit die vloed.

waaragter nou groot skepe veilig wandel
met kosb're menselewens ryk bevrag;
en veilig bloei die owersese handel
waaruit hom voed 'n ganse mensgeslag.

---

Ek dink opnuut aan al die graaggetroue
stil-wesens met hul somber swart gewaad;
'k herdink opnuut die duisende van vroue
wat will'ge lyf versink in lydensdaad.

Ek sien vol-sterk hul skone lyfs-gewrigte
wat mild deur son en veld gekoester werd.
Maar nou staar hulle mart'laars-aangesigte,
deur smart verbysterd, in die blinde vert'!

So sink hul swygend aldeur dieper, onder
die golwe wat soos ondier sper hul bek,
en oor hul prooi lê brul soos verre donder
en gulsig hul die skuim van baktand lek.

Hul sink, een na die ander. Soos slagorde
kom oorlogsgolf dood-dreigend aangewoed.
Hul sink en sink totdat 'n wal kan worde
waarop 'n nuwe volk rys uit die vloed.

## DIE EEUE EN EEUE HET VERLOOP.

Die eeue en eeue het verloop.
  Israel gaan in ballingskap:
die vyand kom, 'n wilde hoop,
  om Isrel op die kop te trap.

Intussen was steeds voortgeplant
  die mooi gerug, en oorgeërf
hoe Ragel kinders liefhad, want
  sy 't net vir hul geleef, gesterf.

Ag, as dan kom die krygs-ellend',
  as mans geryg word aan die spies
en vrouens vreeslik word geskend —
  wat word dan van die kindertjies? . . .

Hul ogies het nog nooit aanskou
  wat oorlog is; hul weet nie wat
gebeur en kyk onnosel, nou
  die vyand by die armpies vat

om te verpletter teen die rots! . . . .
  Dié wreedheid aan die hemel raak,
en teen die aard so skriklik bots
  dat Ragel uit grafslaap ontwaak!

By nagt'like uur styg sy alleen —
  'n blanke skim — langs heuwelwand
om daar gans bitterlik te ween,
  sodat dit klink van rand tot rand.

,,'n Stem in Rama is gehoor,
  geklaag, geween, bitterlik seer.
Ragel, die moeder Isrels, oor
  haar kinders huil — hul is nie meer!"

---

So 't Ragel's skim gekerm voorheen . . .
Maar 'k sien vandag nog Ragels ly,
lewende Ragels wat gaan ween —
by kindergraffies, ry aan ry.

Nee meer, ek sien by somber nag
hoe oor die velde, dor en kaal,
moeders verrys; ek hoor hul klag
traag-slepend oor die vlaktes dwaal,

tot weeklag weer aan weeklag naak,
samegesmelt, één lydenswoord,
Ragel weer uit haar graf ontwaak
en klaag die eeue-klaagakkoord!

'n Stem word oral rond gehoor,
geklaag, geween, bitterlik seer:
Ragel, al-lydens-Moeder, oor
haar kinders huil — hul is nie meer.

# TRANE.

Reëndruppels is die tolk
van 'n swaargeperste wolk.
Omgewentel, wind-verwronge,
word dit van die storm gedronge
tot in kristallyne straal
druppels op die akker daal.
As dan uit die ploeg se voor
koring-kiempies opwaarts boor
en die land van halme huppel —
dank dan bly die reëndruppel,
dank die swanger onweerswolk
vir die tallose akker-volk.

Druppels dou met tintellag
is die tolke van die nag,
swart van stryd, al swarter, banger,
tot dit gaan van daagraad swanger,
tot dit ledig gaan weer heen
in sy doudrup uitgeween. —
As dan al die grassies dans
in die eerste môreglans
nes 'n Zoeloe-keur-kolonne —
elkeen met 'n purper sonne —
dank dan bly die donker nag
vir die dou met tintellag.

Sweetdruppe aan die man ontval
as hy stap oor voor en wal,
oor die los grond strompel-swaaiend,
handvolle uit die saaisak saaiend—
sweetdruppe is die man se vloek,
wat sy brood in die aarde soek.
Maar as saans die landman in
vrede sien sy huisgesin,
as die aandmaal toeberei word,
dagelikse brood gesny word—
dank dan bly sy aanskynsweet
dat sy vrou en kind kan eet.

Maar die vrou se sielsbegeer,
innerlike kragsverweer;
maar die vrou se taal is trane.
Van allenig uitgestane
kwellings, diepe moederkwaal,
spreek haar silwer oëtaal.
Trane, trane uit diepe wel
wat van dieptes my vertel!
Trane is silwere gebede,
diamante uit donkerhede,
reine boodskap van wat sy
heimelik om kinders ly.

Dank die swaargeperste wolk
vir die tallose akkervolk!
Dank die stryd-swaar, donker nag
vir die dou met tintellag!
Dank die boer se aanskynsweet
dat die mens sy brood kan eet!
Maar ek dank die moedertrane,
sade van nuut-opgestane
nasie . . . . 'k Sien haar trane lag
in die glans van nuwe dag!

Vat al die beelde hier saam

Heerlike Visioen-

1) Beeld strydverwringing uit.

## RAGEL DIE WEEN ONTROOSTELIK.

Ragel die ween ontroostelik —
'n duif van hoë toring-nok
uit veil'ge nes wreed opgeskrik
en op die stormbaan voortgeskok. —

Dit is 'n doodsiek kind wat nie
gewieg wil wees, gesus, gekus,
wat wegbeur van die moederknie,
waarop dit eers het uitgerus . . . . .

By rukke kan dit saggies gaan
net soos 'n rukwind wat bedaar.
Maar dan begin van vooraf aan
Ragel se droefheid en misbaar . . . .

Dán rus sy as die Héér vermaan:
,,Bedwing jou stem, al jou geskrei;
vee van jou oog die silwer traan,
want, kyk, die smartnag gaan verby.

Jou arbeid, moeder, 's nie verniet,
  jou loon is groot, so sê die Heer:
Ek sien en weeg moederverdriet,
jou kinders — hul kom almal weer!"

Ja, daar 's g'n ander troos as dié:
  Kyk hier, ek gee jou alles wéer!
Daarom vertroos die mens ons nie,
  en troos allenig God die Heer.

Die blinde kry sy oogstraal weer;
  die arm man bly nie akkerloos;
en Ragel klaag bedruk nie meer,
  want om haar speel 'n blye kroos.

Dan is sy soos die moeë duif —
  eers haastig uit die boom gevlieg —
wat nou gerus die nes inskuif
  en van die stormwind hom laat wieg.

Dan is sy soos 'n kind gerus,
  wat gapend albei armpies rek,
wat hom van moeder nou laat sus
  of lieflik lê te trekke-bek.

---

o Skone beeld van boere-vrou
  met kinders letterlik oordek :
éen op die arm, éen vasgehou,
  en éen wat aan die rok loop trek.

o Skone beeld van kinders teer
  wat nooit afgunstig is maar bly
as uit die ver, ver wêreld weer
  'n nuwe enetjie kom by . . . . . .

Pleit ek besorg : ,,Gee my maar éen !"—
  hoedat sy dan verbaasd kan kyk.
Eg-moederlik my sê : ,,Geeneen !
  my kinders is my koninkryk."

o Koninkryk van jonge bloed
  en tog so oud soos wêreldsduur,
waarteen die Dood die ergste woed,
  tiranne veg met swaard en vuur !

o Vrou, bestryder van die dood !
  Geblakerd deur die oorlogsvlam,
spruit altyd weer 'n nuwe loot
  uit onverdelgbre lewensstam !

Vir jou sal ook die dood moet swig,
vir jou wat dit gewaag het om
paleise op afgrondskrans te stig
van jong'lingskap en maagde-dom,

wat aldeur stand hou onverwrik
en met hul spits die diepte oorlag, —
wat ween jy nou ontroostelik
oor kinders, met 'n bitter klag? . . . .

Jou stryd is seker, groot jou loon!
Jou stille daad is groot-gedug.
Ons wye land word weer bewoon,
en kinderstem klink deur die lug.

## SY MOEDER.

Troue sôre
van sy moeder
wat hom aantrek
elke môre.
Hoeveel van haar tyd
word in sorg aan hom verslyt!

Kyk sy kleertjies
lê al klaar al
as hy uitspring
uit die veertjies—
kyk so 'n splinter-nuwe pak,
onderbaadjie met 'n sak!

As hy buite
nog rinkink,
tot die klokkie
binne klink—
staan sy bordjie al gereed
vol met kossies—net vir eet.

Heeldag let sy
op sy gange,
en al sien sy
hom nie, het sy
tog eg-moederlik gewaar
as daar fout is of gevaar.

Hy studeer ook
baie hard al,
want hy vra maar,
en hy leer ook
elke maal
stukkies van haar moedertaal

Sy gelei hom
heeldag lank en
saans is sy die
laaste by hom,
as sy by sy bedjie sit
en hy sy gebedjie bid.

Troue sôre
van sy moeder,
nou vir hom nog
diep verbôre.
Maar hy loof dit eendag dat
hy so 'n troue moeder had

## DAAR Lê DIE BLOKKERIGE STAD.

Daar lê die blokkerige stad,
  Betlehem in sy spierwit prag
en eenvoud, waarheen is op pad
  twee wesens skugterlik op wag

vir Heil'ge wat na engelwoord
  die Moedermaagd sal baar, en wat
Dawid se oue stam bring voort
  in Betl'hems poort, die Dawids-stad.

Maria reis dieselfde weg
  wat moeder Ragel het gegaan.
Die graf wat aan die wegkant leg
  spreek—en Maria's hart verstaan!

Weldra gaan sy in moederpyn.
  Dan sal — die koppe bymekaar
en in groot oë lampeskyn, —
  die diere dom-verwonderd staar

op Jesus-kindjie by die voer
  en Moedermaagd nou herbergloos! . . .
Toneel wat wêreldhart nóg roer,
  lydende moeders nóg vertroos.

Maar nie Herodes. Wat beklem
  sy siel dat hy met swaardgeweld
die kindertjies van Betlehem
  laat slag in Ragels stad en veld,

nes bloedjong kalfies—spene-ontruk,
  die tongetjies nog witgeverf
van moedermelk — nou vasgedruk
  en al die nek-are afgekerf? . . . .

Dié vors se siel is sonde-siek —
  die oordeelsklok lui bo sy kroon!
Die kinders sterf om politiek,
  om stywing van 'n wank'le troon . . . .

En toe's vervul geword die woord
  wat Jeremia profeteer:
'n Stem in Rama is gehoor,
  Ragel beween haar kinders weer.

Eoolse harp in vensterraam
  gevoelig span die snare uit;
kom winde-sug, dan klaag dit saam
  eenselfde toon- en maatgeluid.

Ragel se wonderteer gemoed
  is harptuig van die kinder-stem;
as hulle kerm uit mart'laarsbloed,
  dan dwaal haar klagte om Betlehem . . .

Ragel, ek weet wat ween jy so.
  Ag, kindertjies is reeds vir my
'n glimlag van my God daarbo —
  wat ons in droef'nis kom verbly.

'k Verstaan jou smartlike gesmeek—
  die kinders is jou ingewand,
klein plantjies in jou bloed gekweek
  en in jou arms toe uitgeplant.

Maar ween nie langer so bedruk :
  Hy het gekom, Hy het gekom !
Hier's moederloon, moedergeluk.
  Satan die buig hom diep en stom !

## KERSLIED.

Hoe sal ek, arm-geringe,
U nader in die grot,
met medesterwelinge
U huldig, Kind van God? . . . .
U roem as diep-Verloorne
in grot-nag van die tyd;
of as die Ongeboorne,
Vader van die ewigheid?

Sal 'k melde van u kleinheid,
u dofheid, diep gedaal;
of van die glanse-reinheid,
wat van u eng'le straal?
Sal 'k meng in hulle range
en sing hul vredelied?
Of klaag die klaaggesange
van Ragel in verdriet? . . . . .



Standvastiglik uit koppies-see gedenknaald rys. (Pag. 92.)

Sal ek U sing, Verwagting
van verste heidendom?
Of U, diepe Veragting
van volk waar U voor kom?
Van sterlig in die Ooste
vir troue sterrewag?
Of menigte ongetrooste
by u wordende dag? . . . . .

Van hom, die wreedaard-koning,
slagskadu oor u wieg;
óf bode uit hemelwoning,
U reddend toegevlieg?
Waarskuwings in die nagte,
en U, die alwysheid tog!
Meester van ew'ge kragte,
op aarde 'n vlugt'ling nog!

U, Kind, oplaas gebore,
Belofte uit lang verlee;
Grootvors van God verkore
om slangkop te vertree.
Of, Soon van smarte en skreie —
Ragels Ben-oni dan?
Begin van groter lye
Van Worm en Smarte-man? . . . .

Eers die gekwelde moeder,
dan die gekwelde Soon,
totdat God, Sy Behoeder,
Hom wegruk na die Troon!
Dan weer die arme vroue,
Ragels in hulle ellend,
om Godsryk, treur-getroue
aanworst'lend na die end! . . . . . .

Hoe sal ek, arm-geringe,
U nader in die grot;
met medesterwelinge,
U huldig, grote God? . . . . .
My hoof buig soos die gryse
ou Simeon, tevree;
ek bring U, soos die Wyse,
goud, mirre en wierookbee.

## EK HET GESING VAN LANG VERLEE.

Ek het gesing van lang verlee,
van net één moeder en haar klag.
Die druppels het geword 'n see,
versameling van wilde wee
in storm en nag.

Ek het gesing van kort gelee:
duisende martelaartjies ly
die hongerdood met moeders mee,
en laat die breë lydenssee
rys in gety.

Stil-lyde kom uit verst' verlee
en bly die wêreldwiss'ling by,
net soos swygende skaduwee
hom, wat die middaglig betree
steeds gaan ter sy. —

Maar is die skadu weer verlee,
dan rys hul beeld soos marmer puur,
so teer, so onverganklik mee;
want hulle lyde is hardste wee, —
so mooi verduur!

Nou sien ek rys uit jong verlee
  'n Ragelbeeld, suiwerlik blank.
En 'k sien op stille boerestee
'n ander Jakob, oud van wee
    en lewenskrank.

Sy siel nog vol van smart-verlee,
  die reusgestalt' weer opgerig,
het hy vir vroue- en kinderwee
grafteken en herdenkingstee
    groots ons gestig.

Sy oog is swaar van smaad-verlee,
  maar hopend ons sy vinger wys
daar waar hoog-slank—'n stene bee!—
standvastiglik uit koppies-see
    gedenknaald rys.

Sal ons vergeet 'n treur-verlee? . . .
  Oor so 'n volk, so laf-ontrou
roep al die heuwels, smadend: Wee!"
Maar troue skaar roep: ,,Nimmer! Nee!"
    ,,Ons sal onthou!"

## AANTEKENINGE.

---

Bls. 14. *Vermenigvuldig vee en goed.*
Lees Gen. 32:10.

Bls. 15. *Dan beef die staf waarop hy leun.*
Hebr. 11:21.

Bls. 27. *,,Toe ek van Paddan het gekom".*
Gen. 48:7.

Bls. 29. Vergelyk Novalis se Hymne an die Nacht I.

Bls. 49. *Wat wegraak moes hy skade ly.*
Gen. 31:39.

Bls. 54. Om eens die Pronksteen hoog te draag.
Sag. 4:7.

Bls. 69. *Gestig deur Ismael se saad,* d.i. die Mohammedane.

*Van die hand van dieselfde Skrywer het verskyn:*

*Wilgerboom-bogies.*
*Trekkerswee.*
*By die Monument.*
*Kinder-Versies.*

verhouding tussen epiese e
liriese sang in hogel.

Wat is die grondidee van Ra
Die graankorrel moet eers ster
om opnuut te ontkeem.